SUIDAFRIKAANSE RADIOLIGA

SARLNUUS SONDAG 21 MAART 2004

U luister na amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afrikaans en om 08:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Ontvangsrapporte oor die eksperimentele herleiding op 10,130 MHz sal waardeer word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

STIL SLEUTEL

Dit is met spyt dat ons die ontydige heengaan van Kevin Geustyn, ZR1KDG, moet aankondig. Hy is verlede Maandag in sy woonstel vermoor gevind. Dit word vermoed dat hy Sondag gesterf het. Hy was wreed vasgebind, geslaan en vele kere gesteek. Kevin was 48 jar oud.

Die gedenkdiens sal Dinsdagoggend om 10:00 by die Maitland krematorium gehou word.

Kevin was 'n komiteelid van die Oakdale ARK en was baie populêr aangesien hy een van die paar was wat altyd by enige projek behulpsaam was. Hy sal baie gemis word en veral by die maandelikse vergaderings waar hy gehelp het met die spyseniering en opstel van die saal, asook die opruiming daarna.

Aan sy familie en vriende gaan ons innige meegevoel.

(POUSE)

In die nuus vandag:

NUWE SARL-ADMINISTRATEUR AANGESTEL

SARL AJV EN TOEKENNINGSDINEE

STATUS VAN DIE REGULASIES AAN OKOSA VOORGELê

SES METER MARATHON 2004

KLUBNUUS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL se webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradio-aangeleenthede.

Die SARLnuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio op die webwerf van die SARL te plaas by www.sarl.org.za/newsinbox.asp nie

later nie as die Donderdag wat die bulletin voorafgaan. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels.

U luister na ZS6SRL en die nuus volg in besonderhede:

NUWE SARL-ADMINISTRATEUR AANGESTEL

Die Raad van die SARL het genoeë om aan te kondig dat Vee Antal as voltydse administrateur by die NARS aangestel is. Vee sal op Dinsdag 23 Maart met haar pligte begin. Vee het al in verskeie posisies met die publiek gewerk wat sewe jaar in die kleinhandel boekbedryf insluit. Ons wens haar alle sterkte toe in haar nuwe pos.

SARL AJV EN TOEKENNINGSDINEE

Alle lede van die SARL word herinner aan die SARL se AJV wat op Saterdag 3 April 2004 by die Nasionale Amateurradiosentrum gehou sal word.

Op Vrydag 2 April word 'n spesiale kenmekaar byeenkoms deur die Sandton klub by 'n vergaderplek in die gebied gehou. Jou gasheer sal Peter Hoyle, ZR6KZ, en ander lede van die Sandton Amateurradioklub wees. Sluit asseblief enige tyd vanaf 19:00 tot laat, by ons aan. Die naam van die vergaderplek en die standplaas sal in volgende week se bulletin aangekondig word. Indien u rigtingaanwysings benodig, roep asb. op die 145,700 herhaler.

Die AJV sal op Saterdag om 09:00 by de NARS begin. Registrasie en oorhandiging van volmagte sal om 07:30 begin. Sal diegene wat volmagte bring moet asb. so vroeg as moontlik aanmeld sodat die AJV betyds kan begin. Die AJV sal in die Sentechsaal, wat langs die NARS geleë is, plaasvind. Die SARL-kantoor sal oop wees en trofees sal vertoon word. Verversings sal gedurende die oggend vanaf Sentech se spysenieringskombuis beskikbaar wees.

Die eerste Raadsvergadering sal onmiddelik na afloop van die AJV gehou word. Die vernaamste besigheid van die vergadering sal wees om 'n president en visepresident te verkies, 'n sekretaris en tesourier aan te wys en die verantwoordelikhede van Raadslede in te deel. Dit is belangrik dat Raadslede oor die tyd en plek van die volgende Raadsvergadering ooreenkom.

In terme van die grondwet (16.19) mag enige lid van die SARL enige vergadering van die Raad bywoon maar sal nie aan die bespreking mag deelneem of stemreg oor enige aangeleentheid hê nie.

Die AJV-dinee en toekenningseremonie sal by dieselfde plek om 19:00 vir 19:30 plaasvind. Alle lede en hul metgeselle word hartelik uitgenooi om die dinee by te woon. 'n Buffetete sal deur die Sentechspyseniers verskaf word en wyn en alternatiewe nie-alkoholiese drank sal verskaf word. Die alles-insluitende prys bedra R100-00 per persoon. Daar sal 'n gasspreker wees, wat in volgende week se bulletin aangekondig sal word. Die uitdeling van toekennings volg na die gasspreker se voordrag.

Om die spyseniering te vergemaklik het ons van elke persoon wat gaan bywoon

'n onderneming nodig wat so gou moontlik, maar nie later nie as MAANDAG 29 MAART, benodig word. Voorafbetaling is nodig. U kan voorafbetaal deur 'n deposito te maak in die SARL se rekening nl. Standardbank, Killarney; Bankkode 007205; Rekening 001 682 059.

Maak asseblief seker dat jou naam en roepsein in die teks van jou depositostrokie verskyn. Faks die strokie na die SARL by 011 675 2793.

Inden u enige navrae het nader asb die SARL-kantoor by 011 675 2393 tussen 09:00 en 13:00 op weeksdae of per e-pos by admin@sarl.org.za

STATUS VAN DIE REGULASIES AAN OKOSA VOORGELê

In verlede week se bulletin is berig dat die voorgestelde nuwe regulasies gepubliseer is vir kommentaar. Dit is nou bevestig dat die regulasies in Staatskoerant Nr 25 814 van 17 Maart 2004 gepubliseer is. Geïnteresseerde persone word genooi om vertoë oor voorgestelde amendmente nie later nie as Dinsdag 20 April om 16:00 voor te lê.

SES METER MARATHON 2004

Die Ses Meter Marathon 2004 is oop vir alle amateurradio-operateurs wêreldwyd. Die doel is om soveel DXCC entiteite as moontlik te werk tussen 00:00 UTC op 8 Mei en 23:59 op 8 Augustu 2004. Die uitslae sal deurlopend opdateer word by www.50mc.tk. Vir meer inligting kontak asseblief vir Hannu Saila OH3WW met e-posadres marathon@saila.org.

KLUBNUUS

NUWE KOMITEE VIR DIE DURBAN ARK

By die Durban Amateurradioklub se AJV gehou op 15 Maart is die volgende nuwe lede tot die komitee verkies:

Voorsitter Louis de Bruin, ZS5LP; O/Voorsitter Dave Long, ZS5FR; Tesourier Louis de Bruin, ZS5LP; sekretaris Dave Smith, ZS5LPT.

Gewone komiteelede:

Harry Houilian, ZS5H; Glen Duffy, ZS5GD; Daniel Giraud, ZS5DG; Porky Pieterse, ZS5AUJ.

NUWE OAKDALE ARK-KOMITEE

Die volgende persone is tot die komitee van die OARK op hul AJV verkies: Voorsitter Dave, ZS1SG; O/voorsitter/Klubhuisbestuurder Bernie, ZS1BW; Sekretaris/tessourier Dennis, ZS1DTM; Kompetisies/sosialegeleenthede Gerald, ZS1GRM; Skakelbeampte Dave, ZS1DFR/Dennis, ZS1AU; Bulletins Marion, ZR1QRN; Tegnies Herman, ZS1HZ; Digitalemodusdeskundige Etienne, ZR1AHW; WK Forumverteenwordiger/Jakkelsjag Fred, ZR1FCS; Klub QSLbestuurder Dennis, ZS1AU; Spysenier Herbie, ZR1ABV.

Ons wens die nuwe komitees alle sterkte toe vir hul taak en bedank die uittredende lede vir die diens wat hulle gelewer het.

SONAKTIWITEIT

Ra, die Songod Tad "Sonnige Seun" Cook, K7RA, van Seattle, Washington, rapporteer: Gemiddelde daaglikse sonvlekgetalle het met bykans 13 punte gedurende 11 - 17 Maart tot 66,1 gestyg. Gemiddelde daaglikse sonvloed het effens van 106,3 tot 106,8 gestyg. 'n Sonwindstroom het geomagnetiese steurings vanaf die vorige verslagweek tot in die vroeëre gedeelte van die huidige verslagweek veroorsaak, maar toestande het stiller geraak. Ligte ongestadige toestande mag oor die naweek terugkom met planetêre A-indekse van 8, 12, 15 en 10 voorspel tot 22 Maart. Sonvloed word verwag om op 19 en 20 Maart tot 'n effense piek van 120 te styg en dan terug te sak tot 115 en 110 op 21 en 22 Maart.

(Item verkort uit die ARRL-nuusbrief).

AKTIWITEITE OM AAN DEEL TE NEEM

Donderdag 1 April die eerste 80-meter QSO-Party om 19:00 SAT; Vrydagaand 2 April, die gesellige byeenkoms aangebied deur die Sandtonklub; Saterdag 3 April, die SARL AJV en dinee by die NARS; Sondag 11 April die SARL HAMNET 40-meter gesimuleerde noodkompetisie van 14:00 tot 16:00 SAT.

Die SARL nooi u om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 17 815, 9 750 en 7 082 kHz en 145,625 MHz in die Oos Londen-, 145,650 in die Durban-, 145,750 MHz in die Pretoria- en 438,800 MHz in die Sandtongebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 21:00 SAT op 3 215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg.

Dit bring ons dan aan die einde van hierdie bulletin wat saamgestel is deur Gustav, ZS6BWN„ en gelees deur ……. vanuit …………… as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste.

U het geluister na ZS6SRL en baie dankie dat u by ons aangesluit het. Dankie ook aan diegene wat items vir die bulletins verskaf en aan al die amateurs wat so gereëld die herleidings waarneem.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u 'n aangename week toe.

Totsiens almal.

/EX